SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 6 JUNIE 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTELS

Dit is met leedwese dat ons die heengaan van drie radioamateurs moet aankondig.

Robert Page, ZS1AAN, op die 27ste Mei oorlede. Hy was baie lank 'n lid van die Kaapstad Amateurradiosentrum en het vir baie jare die pos van sekretaris beklee. Robert was as 'n ware heer aan ons almal bekend. Ons innige simpatie en vertroosting gaan aan sy eggenote, ander familie en vriende.

Boetie de Bruin, ZS4TI, voorheen ZS6TI, is op Saterdag 29 Mei oorlede. Hy het sedert Desember 'n reeks operasies ondergaan en goed herstel maar het verlede week weer 'n operasie ondergaan en is weens 'n bloedklont in sy long oorlede. Aan sy eggenote Ina, ZS4TJ, ander familie en vriende betuig ons ons innige meegevoel.

George Greenway Young, ZS1Y, is op 30 Mei oorlede. Hy was 88 jaar oud. Hy het die merkwaardige vermoë gehad om morsekode teen 30+ woorde per minuut te kon lees terwyl hy 'n normale gesprek met 'n ander persoon voer. Hy sal onthou word vir sy joernalistieke werk as skeepsvaartkorrespondent by die Cape Times. Ons meegevoel aan sy neef Brian, ZR1AF, ander familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

MOONTLIKE JOHANNESBURG - DURBAN HERHALERNETWERK

SA AMSAT GAAN AMSATCON2004 IN DURBAN HOU

U ONDERSTEUNING BENODIG VIR VIR DIE SARL SE IARU-LIDMAATSKAPFONDS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie

later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

MOONTLIKE JOHANNESBURG - DURBAN HERHALERNETWERK

'n Projek wat HAMNET graag wil aanpak, is the moontlike inwerkingstelling van 'n herhalernetwerk tussen Johannesburg en Durban.

Die vraag ontstaan onmiddelik of so 'n projek moontlik is? Die Suid-Kaap herhalernetwerk tussen Kaapstad en die Oos-Kaap werk baie goed en as gevolg van dié sukses het die gedagte opgeduik van 'n netwerk wat die baie belangrike N3 snelweg deur KwaZulu-Natal, Oos-Vrystaat en Gauteng dek.

Met die finansiële toekenning wat deur die Departement van Vervoer aan ons toegestaan is, sal Hamnet graag voorstelle van ander belangstellendes wil hoor en moontlik 'n subkomitee in die lewe roep om op die uitvoerbaarheid van so 'n skema in te gaan.

Die idée is reeds in Durban bespreek maar Hamnet sal graag wil hoor van ander belangstellendes of die projek finansieel moontlik is.

Voorstelle kan aan Francois Botha, die Nasionale Direkteur van Hamnet per e-pos gestuur word na zs6buu@uskonet.com of hy kan geskakel word by 011 679-5260.

Ook, uit 'n oogpunt van noodkommunikasie beskou, sal enige ander voorstelle verwelkom word oor hoe die toekenning voordeling aangewend kan word.

SA AMSAT GAAN AMSATCON2004 IN DURBAN HOU

SA AMSAT rig 'n uitnodiging vir lesings by die AMSATCON2004 wat op Saterdag 24 Julie by die Universiteit van KwaZulu-Natal gehou gaan word. Voorstelle vir lesings in die vorm van 'n kort opsomming moet die organiseerders van die konferensie teen 15 Junie 2004 bereik. Voorleggings moet per e-pos gestuur word aan saamsat@intekom.co.za.

Registrasie vir die eendagkonferensie is R50 vir lede van SA AMSAT of die SARL. Die fooi vir studente is R35 en vir nie-lede R100. 'n Volledige program en registrasievorms sal teen 21 Junie beskikbaar wees.

SARL LEDEGELDE BETAALBAAR

Rekenings vir die jaarlikse ledegeld van die SARL is reeds per pos sowel as per e-pos uitgestuur. Laasgenoemde is gedoen om op die hoë koste van die landposdiens te bespaar, maar, dit kan weer so maklik deur ontvangers vergeet word. 'n Beroep word op lede gedoen om so gou doenlik te betaal. Die maklikste en veiligste maniere is dmv. kredietkaartbetaling, elektroniese oorplasing of direkte inbetaling in die SARL se bankrekening. Die SARL se bankrekeningbesonderhede is STANDARD BANK KILLARNEY - TAKKODE 00 72 05 - Rekeningnommer 001 682 059.

Faks asseblief 'n afskrif van die depositostrokie aan die SARL se kantoor by No. 011 675 2793 indien u direk by die bank inbetaal.

Indien baie nuwe lede aansluit word dit al hoe meer moontlik dat ledegeld in die toekoms verminder of meer dienste gelewer kan word. Ook verwerf die nuwe lede inspraak in die besluitnemingsproses van die SARL en die toekoms van amateurradio in die RSA - en ook in die wêreld dmv. die SARL se IARU-lidmaatskap.

U ONDERSTEUNING BENODIG VIR VIR DIE SARL SE IARU-LIDMAATSKAPFONDS

U word daaraan herinner dat die SA Amateurradio-OntwikkelingsTrust weereens fondse insamel om die ledegeld vir Suid- Afrika se lidmaatskap van die Internasionale AmateurRadioUnie te betaal. Ongeveer R12 000 word benodig. R2770 is van verlede jaar oorgedra.

Donasies mag elektronies oorgeplaas of in die bankrekening van die SA Amateur Radio Development Trust by ABSA, rekening No. 560 142 722 met bankkode 335 645, inbetaal word. Meld IARU-donasie met oorplasing of inbetaling en faks die depositostrokie na 012 991 5651 of pos die besonderhede met adresinligting aan Posbus 90438, Garsfontein 0041.

Die Trust en die SARL bedank almal wat verlede jaar bygedra het en doen 'n beroep op alle radioamateurs en klubs om weereens te help.

SARL KINDERDAG SE TYE VERLENG

Die SARL Kinderdag word op Woensdag 16 Junie gehou. Hierdie akti=witeit begim om 09:00 en eindig om 13:00, dit laat vier (4) ure se plesier toe. Besoek die SARL se webwerf by www.sarl.org.za vir al die inligting oor Kinderdag. Onthou om jou stasie of die klubstasie as 'n opvoedige stasie te registreer.

SARL KOMPETISIELOGSTATE

Tydens die Raadsvergadering wat op 2 Junie gehou is, is daar besluit dat kompetisielogstate direk aan die spesifieke kompetisiekomitee versend moet word, en nie meer na die Nasionale AmateurRadioSentrum nie. Dit sal in werking tree met die SARL HF-kompetisies in Augustus. Die Kompetisiehandboek sal dienooreenkomstig verander word om die verskillende adresse in te sluit.

OPE DAG BY OAKDALE AMATEURRADIOKLUB

Die Oakdale Amateurradioklub rig 'n uitnodiging aan alle radioamateurs, lede en nie-lede van klubs, om by hulle aan te sluit vir 'n vlooimark en algemene byeenkoms by die Oakdale sentrum. Restaurant- en kroegfasiliteite sowel as onderdakbraaigeriewe sal beskikbaar wees. 'n Aantal amateurverwante uitstallings sal opgestel word en dit word verwag dat 'n pakketradiostasie in bedryf sal wees. Die datum is die 12de Julie en aktiwiteite sal om ongeveer 13:00 begin.

Op Woensdag 16 Junie sal die Oakdale ARK 'n jakkalsjag hou beginnende om 13:00. 'n Uitnodiging word gerig aan enigeen wat graag wil deelneem. Oakdale

ARK is seker dat een van sy lede eerste die jakkals sal uitsnuffel en daag al die ander klubs in die Wes-Kaap uit om hulle verkeerd te bewys! Hopelik sal jongelinge hulp verleen met hierdie gebeurtenis en dus 'n bydrae lewer tot die kinderdagaktiwiteite.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Kobus, ZS6KOB, rapporteer dat ten spyte van baie lae sonvlekgetalle oor die afgelope week, voortplantingstoestande heelwat beter was as wat verwag was. Die 20 m band was bykans elke dag na 17:00 goed oop, veral na die Ooste. Baie goeie kontakte kon met Japan gemaak word. Dit is maar net weereens 'n bewys dat DX-liefhebbers nooit hulle radios moet afskakel nie. Die rede hiervoor was dat daar 'n goeie invloei van koronamassa na die aarde was. Dit word egter verwag dat toestande vanaf 5 Junie gaan verswak. Die sonvlekgetal was Donderdag slegs 37,9 teenoor die 52,9 van verlede week. Dit mag wees dat dit verder sal daal tot na die naweek, maar dan sal styg om weer 'n hoogtepunt teen einde van die week te bereik.

AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

16 Junie, Kinderdag. 16 Junie, Jakkalsjag by Oakdale Amateurradioklub, Bellville; 30 Junie, die laaste dag vir besprekings vir die stoomtreinrit na die mampoerfees in Koster op 5 September. Kontak Johanna Harris by 011-814-2121 gedurende kantoorure om besprekings te bevestig; 12 Julie, Vlooimark by Oakdale Amateurradioklub, Bellville; 2 Oktober, Vlooimark in de Oos-Rand, dit begin om 08:00.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE,, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX